# DIE LANGPAD

Maart 2019

Man van hangklip
Vervolg verhaal
Deel 2

**Skedelkus Namibië**

**Gedigte**

**Smul lekker resepte**

**Modes & Haarstyle**

*Giftige slange :*
*Die Swart Mamba*

**Feite oor die Voortrekker monument**

*Als oor bosluise*

SA lughawens, wat om te verklaar.

**Namibia Hoba Meteorite**

**Ontmoet: Jancke**

**Red ons dierelewe:**
**Hou op rommel strooi!**

Nuttige gebruike vir plastiek

# JANCKE



Jancke kyk die lewe altyd vierkantig in die oë, en sien kans vir elke geleentheid wat op sy pad kom.

**M**usiek het nog altyd n' groot rol gespeel in sy lewe.

**V**an jongs af het hy alreeds klavier gespeel, en musiek onderrig geneem, wat hom sodoende geleenthede gegee het om aan kunswedstryde en kompetisies deel te neem.

**N**a skool het hy n' solo sangloopbaan begin, en verskeie "pubs" en restaurant optredes het gevolg, wat later uitgebrei het na teater optredes, korporatiewe funksies en bekendstellings.

**B**uiten sy sangloopbaan, het hy ook deeltyds model opleiding gedoen, en daarna aan verskillende mode parades en kompetisies deelgeneem, asook n' paar titels ingepalm.

**M**et hierdie agtergrond het hy n' model-en afrondingskool begin, en na nege jaar heeltemal uit die model bedryf getree.

**J**ancke het een van sy grootste drome ook verwesenlik, en sy vlieg lisensie gedoen, en as die stres so bietjie knaag, gaan ontspan hy tussen die wolke en kry net weer so bietjie perspektief.

**H**y het onlangs by die FM Stereo span aangesluit as omroeper, en geniet elke oomblik daarvan, want sodoende kan hy sy grootste passie, nl. musiek met die luisteraars deel...

**H**ierdie is voorwaar n' droom wat realiteit geword het, en daarvoor is hy baie dankbaar.



**J**ancke is woonagtig in die Wes-Kaap, en tree gereeld op, waar moontlik.

**S**y passie kom duidelik na vore, as jy luister na sy musiek, en sy energieke persoonlikheid is n' ware aantrekkingskrag en inspirasie vir elke persoon.

**J**ancke kan opreg beskryf word as dinamies, energiek en selfversekerd !













---

**BIETJIE HUMOR**

Die nuwe predikant besoek sy gemeentelede. By een huis hoor hy dat die mense tuis is, maar hulle maak nie die deur oop nie.
Hy haal toe 'n kaartjie uit sy sak en skryf daarop "Openb. 3:20" en skuif dit onder die deur in.
Openb 3:20 lees: "Kyk ek staan by die deur en ek klop..."

Die volgende Sondag kry hy die kaartjie in die kollektebord met 'n boodskap onderaan gevoeg: "Gen 3:10"

Die predikant trek sy Bybel nader om die gedeelte op te soek en toe hy dit kry, bars hy hardop uit van die lag.

Gen. 3:10 lees: "...Ek het U hoor wandel in die tuin en ek het bang geword, want ek was kaal."

No amount of money, oil or gold is worth more than the bees, trees and clean water.

**10 SIGNS YOU'RE DOING WELL IN LIFE:**

1. You have a roof over your head.
2. You ate today.
3. You have a good heart.
4. You wish good for others.
5. You have clean water.
6. Someone cares for you.
7. You strive to be better.
8. You have clean clothes.
9. You have a dream.
10. You're breathing!

**BE THANKFUL FOR THE LITTLE THINGS, FOR THEY ARE THE MOST IMPORTANT.**

# *Die Voortrekkermonument*



## Feiteflits



Hierdie 43 meter hoë granietmonument is in 1949 ingewy. Dit herdenk die pioniers, genaamd die Voortrekkers, wat tussen die jare 1834 en 1854 die binneland van Suid-Afrika ingetrek het op soek na vryheid en selfregering. Dit is die enigste Afrikanermonument wat na 1994 tot ŉ Graad 1 Nasionale Erfenisterrein verklaar is.



Die terrein kombineer elemente van veiligheid, gasvryheid en ŉ uitsonderlike uitsig met unieke argitektuur. Die Monument is deur die argitek Gerard Moerdijk ontwerp. Die Heldesaal bevat 27 asemrowende marmerfriespanele wat die verhaal van die Groot Trek uitbeeld. Dit is uit Italiaanse marmer gekap en is waarskynlik die langste aaneenlopende marmerfries ter wêreld. Die panele is deur vier Suid-Afrikaanse beeldhouers gemaak: Laurika Postma, Hennie Potgieter, Frikkie Kruger en Werner Kirchhoff. In die koepel is ŉ opening (okulus) waardeur die son elke jaar op 16 Desember presies om 12:00 op die woorde "Ons vir jou Suid-Afrika" op die senotaaf skyn. Meer as 400 000 mense regoor die wêreld het hierdie verskynsel op 16 Desember 2016 op Media24 se elektroniese blad aanskou.

Die Monument is in ŉ natuurreservaat met ŉ verskeidenheid wild geleë. Ons is baie bevoorreg om vyf swartwildebeeste op die terrein te hê. Die 2,7 meter hoë laermuur wat die Monument omring, bestaan uit 64 ossewaens wat die Monument simbolies beskerm. Deesdae word daar iets vir elkeen op die terrein aangebied. Daar is deur die jaar gereeld markte, ŉ uiters gewilde militêre fees en lewendige musiekuitvoerings. Daar is stap-, draf- en fietsryroetes en perdry, asook braaigeriewe op die piekniekterrein.

Die Monument kry geen geldelike steun van die owerhede nie en is in privaat besit. Ondersteun dit en sorg dat dit vir die toekoms behoue bly.








# Wat om als op Suid-Afrikaanse lughawens te verklaar

As jy een van daardie mense is wat met 'n leë tas op vakansie gaan sodat jy dit vol kan terugbring, is dit belangrik om te weet ***hoeveel*** van ***wat*** jy in daardie tas mag pak. Dit is altyd die veiligste om al jou inkopies by doane te verklaar as jy heelwat produkte saambring. Indien jy voorgekeer word met produkte wat jy moes verklaar het maar nie het nie, kan jy beboet of aangekla word.

As jy by die lughawe afklim, moet jy 'n kaartjie invul waarop jy aandui of jy enigiets het om te verklaar. Indien jy aandui dat jy wel goedere het wat verklaar moet word, moet jy dit ook mondelings aan 'n doeaneamptenaar bevestig

## Belastingvrye goedere

Elke persoon mag die volgende in Suid-Afrika inbring sonder om belasting daarop te betaal:

200 sigarette

20 sigare

250 g sigaret- of pyptabak

250 ml parfuum

2 ℓ wyn en 1 ℓ van enige ander soort drank

Een maand se medisinale voorraad vir persoonlike gebruik

Tot 25 kg leer-, hout-, plastiek- of glasprodukte uit lande wat lid is van die Suider-Afrikaanse Doeane-unie (SACU) of die Suider-Afrikaanse Ontwikkelingsgemeenskap (SADC). Dit sluit Botswana, Lesotho, Namibië en Swaziland in. Handgemaakte produkte uit dié lande is ook toelaatbaar.

Sporttoerusting vir persoonlike gebruik

## Doeanegelde en BTW

Buiten die produkte vir persoonlike gebruik hier bo, mag jy ook nog produkte ter waarde van tot R25 000 uit Botswana, Lesotho, Namibië of Swaziland saambring, en produkte ter waarde van tot R5 000 uit enige ander land. As jy dié kerf oorskry, is jy onderhewig aan doanegelde en BTW. Dit geld selfs vir produkte wat jy in belastingvrye winkels op 'n lughawe gekoop het. Vir goedere ter waarde van tot R20 0000 is die doeanefooi 20% van die produkwaarde. Vir goedere ter waarde van meer as R20 000 is daar nie 'n vaste fooi nie; dit word apart vir elke produk bereken. En jy moet boonop ook nog 15% BTW op al daardie produkte betaal.

Op wapens en produkte vir kommersiële gebruik, asook verbruikersgoedere wat die voorgeskrewe maksimum oorskry, word BTW en doeanegelde outomaties gehef.

## Onregmatige goedere

Jy moet alle wapens, goue munte, versamelaarsmunte of -stempels en onverwerkte goud verklaar asook alle Suid-Afrikaanse banknote ter waarde van meer as R25 000 en buitelandse geld ter waarde van meer as $10 000.

Jy moet ook alle voedsel, plant-, dier- en biologiese items in jou bagasie verklaar. Dit sluit plantprodukte soos saad, vrugte, heuning en blomme in asook suiwelprodukte en vleis. En ja, dit beteken jy mag nie jou biltong orals heen saamsmokkel nie.

## Terugeis van BTW

As jy 'n toeris is , kan jy BTW op jou aankope terugeis. Hou eenvoudig jou betaalstrokies en dien dit op die lughawe by 'n belastingsagent in, of laat stempel dit deur 'n doeane-agent.

## Tref voorsorg

Die beste voorsorg wat jy kan tref, is om die betaalstrokies van alles wat jy in die buiteland en by belastingvrye winkels aangekoop het byderhand te hou. As jy onseker is oor die waarde van die goedere, kan jy by doeanebeamptes navraag doen. Die goue reël is om liewer te verklaar as jy onseker is.



# ***Wat mis Suid-Afrikaners in die buiteland die meeste?***

Soos jy nooit die reuk van ’n stofpad ná die reën sal vergeet nie, so het elke Suid-Afrikaner ervaringe gehad wat ’n mens nie anders kan as om dit te mis nie. Sê wat jy wil, Suid-Afrika is uniek. Daar is nie veel plekke in die wêreld waar jy oor soveel mooi vlaktes kan uitkyk of so lekker kan skaterlag vir ’n Afrikaanse grap nie. Maar wat mis Suid-Afrikaners die meeste? Is dit die Bovril en Mrs Ball’s-blatjang, of is daar iets meer?

Een ding is verseker, as die stand van Suid-Afrika se politieke en veiligheidsomgewing anders was, sou veel minder Suid-Afrikaners groener weivelde gaan soek het. Dit is omdat kultuur ’n hartsding is. Dit is nie net braaivleis en malvapoeding nie, maar ’n sin van behoort wat ’n mens die meeste mis. So wat is dit wat jy nie net as ’n Suid-Afrikaner mis nie, maar as Afrikaner?

### 1. ***Laurika Rauch en Afrikaanse digkuns***

Om op ’n stil nag op te kyk na die sterre en Laurika Rauch se ***Mannetjies Roux*** of ***Bloubergstrand*** te neurie. Of om ’n ou boek uit jou boekrak te haal en dis toevallig die digbundel ***Die mooiste van Van Wyk Louw,*** saamgestel deur Peter Louw. Jy blaai dit deur en kan nie help om rillings te kry as jy weer ***Nagwaak*** en ***Seekoeivlei*** lees nie.

### 2. ***Groot familiekuiers***

Soos Karen Zoid se liedjie lui ***Afrikaners is plesierig***, veral Kersfees of sommer enige vakansiedag. Familie is die murg en been, en geen Kersdag is volledig sonder elke verlangse neef en ’n skaapboud nie. Gasvryheid is Afrikaners se liefdestaal, en almal is altyd welkom!

### 3. ***Kreef vang en oop Bosveldvure***

Dit is nie net kleilat in die plaasdam speel of kreef vang op Lambertsbaai wat ’n mens onthou nie, maar juis die vryheid om avontuurlustig te wees. ’n Houtvuur in die Bosveld is anders as ’n steenkoolvuur of ’n gasbraaier. Hoe nader aan die natuur, hoe beter!

### 4. ***Werksetiek en Boeremaniere***

’n Mens kan seker nie almal oor dieselfde kam skeer nie, maar daar is tog nog jongmanne wat pet afhaal as hulle die oom groet, of wat die deur vir ’n dame oophou. Net soos goeie Boeremaniere, is werksetiek ook ’n onmisbare kultuureienskap wat so skaars soos hoendertande is. Suid-Afrikaners is bekend as harde werkers. Geen wonder Afrikaners verlang so na mekaar se geselskap nie!

### 5. ***Die tradisie van ’n maaltyd***

Natuurlik mis Suid-Afrikaners in die buiteland ’n braai met ’n ordentlike biefstuk gedoop in Jimmy’s sous, ’n koeksister vir nagereg en ’n bakkie warm melkkos met kaneel op. Dit is omdat kos vir Suid-Afrikaners en Afrikaners ’n ervaring is, ’n manier om tyd met familie en vriende te spandeer. Dit is net ons wat heelaand om ’n vuur kan sit en gesels en wat altyd genoeg kos voorberei vir dubbel soveel mense as wat daar is. Boere was bekend daarvoor dat hulle sommer ses tot twaalf koppies koffie gedrink het voordat hulle van die ontbyttafel opstaan; net so rek ons maaltye nog altyd so lank as moontlik uit!
Suid-Afrika is nie altyd rooskleurig nie. Elke land moet sy kruis dra, maar om deel te wees van ’n grenslose gemeenskap bly onskatbaar. Kultuur is bloot ’n gedeelde geskiedenis met allerhande unieke en soms lawwe kultuurpraktyke, en hoe gering dit ook al is, is dit wat ons óns maak. Kultuur word gevier deur dit te ervaar, dit te onthou en dit oor te vertel. Vier dit soveel as wat jy kan met ***Liewe Heksie***, Tolla van der Merwe-grappies, tolletjiebrei, malvalekkers braai en moerkoffie drink!

---

**Jy sal baie teleurgesteld wees as jy dink mense is soos jy. Nie almal het dieselfde hart soos jy nie. Mense salie doen vir jou soos jy vir hulle sal doen nie. Al wat jy kan doen in die lewe is om jouself te wees. Sommige mense sal lief wees vir jou soos jy is. Sommige sal lief wees vir jou vir wat jy vir hulle kan doen!!!**



**Wanne jy sterf gaan hulle nie jou nice kar, duur klere of groot huis onthou nie. Hulle gaan onthou wie jy was. Wees ń goeie mens, nie ń goeie materialis nie. 🙏**



©Is Ja!!!




# Die Man van Hangklip

Vervolg verhaal

Deel 2

Kristel probeer die bakkie parkeer. Sy kom selde in dorp toe en sukkel maar altyd om die bakkie in die parralel parkering agter uit te parkeer. Op die plaas is dit soveel makliker dink sy. Na die vierde probeerslag vra Kristel vir Sanna of sy gou sal uit klim en haar agter uit reguleer tot waar sy die bakkie kan agter uit stoot sonder om die kar agter haar te stamp. Die Ford se lang bak is maar 'n euwel om te parkeer Sanna, verduidelik Kristel vinnig.

"Daars hy, uit eindelik!" jubel Kristel so vrou alleen in die kajuit.

Na sy die bakkie gesluit het sluit sy by Sanna aan wat op die sypadjie een kant staan en wag.

More mev, more Kristel, groet Johan en van die dorps lede haar baie beleef soos hulle verby stap. Johan wat die kooperasie besit het sy oog al 'n rukkie op Kristel en stap nader en gee haar 'n vriendelike dorps drukkie en fluister in haar oor, "more pragtig" toe hy haar groet.

"Hoe gaan dit nog op die plaas Kristel?" probeer Johan 'n geselsie aanknoop met haar. Hy vra maar uit oor die plaas en of sy regkom met als wat gedoen moet word. Na 'n kort geselsie verskoon Kristel haarself en verduidelik aan Johan dat hulle die dokter eintlik kom sien het en dat sy later by die kooperasie sal stop. Sy moet 'n paar goed ook aankoop vir die plaas.

"Tot later mooi ding", groet Johan haar soos hy weg stap van Kristel af.

"Die man is baie arrogant Sanna, hy gee my die ritteltits. Wens hy wil einde kry," gesels Kristel met Sanna soos hulle na die dokter se spreekkamers toe stap.

"Ag nonna hy gee seker net om oor hoe dit met jou en die plaas gaan," glimlag Sanna breed en probeer Kristel kalmeer en op haar gemak sit.

Kristel stap die apteek binne en loop af in een van die rye agter toe waar die dokter se spreekkamers is. Soos sy deur die apteek stap groet almal haar. Die spreekkamer is heel agter in die een hoek van die apteek aangebring wat dit meer geriefliker maak vir die pasiente wat die dokter en die apteek besoek. Die glas deur met sy ligte grys blinders agter die venster is effe oopgetrek en Kristel sien Suzette agter die toonbank staan. Kristel stoot die deur oop en stap die kamer binne. Sy stap reguit na die toonbank toe en sien Suzette met 'n man en gesels.

"More Suzette ek het een van my werkers ingebring om dr Groenewaldt te kom sien."

"More Kristel, bly om jou weer te sien, hoe gaan dit op die plaas nog? Ons het jou lank laas gesien."

Christiaan staan langs die een punt van die toonbank en kyk Kristel aan. Sanna wat Kristel gevolg het sit op een van die plastiek stoele met geel spons kussings bo-op wat uitgesit is vir die pasiente.

"Dr Groenewaldt is op 'n seminaar en sal uitstedig wees vir 3 weke Kristel. Hoe kan ons help? Dr van Schalkwyk begin more in dr Groenewaldt se plek vir die drie weke. Dit was in die klein dorps koerantjie geplaas laas week vir almal om kennis te neem Kristel."

"Ons kry nie die dorp se koerant op die plaas nie. Maar as ek well inkom dorp toe kry ek die paar koerante wat ek wel gemis het," antwoord Kristel haar.

Christiaan kyk Kristel waar sy in haar ligte blou jeans's staan met 'n donker groen bloes aan. In haar linkerhand hou Kristel 'n ligte bruin Stedson cowbow hoed vas.

"More mevrou," kom Christiaan se stem diep en grof uit.

"Mejuffrou," antwoord sy hom kort af. Tog net nie weer een van daai " I love myself mans nie" praat sy in haar gedagtes met haarself.

"Hoe kan ek. Mej! help vandag?" beklemtoon Christiaan die mejuffrou uit.

"Dit is Dr van Schalkwyk Kristel, hy staan in vir Dr Groenewaldt."

Kristel kan in haar skoene in wegsak van skaamte.

"Noem my somer Christiaan asb, u is mejuffrou?" Beklemtoon hy dit weer.

"Ag asseblief verskoon my dokter, vandag is nie een van my goeie dae nie," antwoord sy hom terug.

"Suzette, gee my asseblief hulle leers aan dan sien ek hulle somer vandag. Gee my net tien minute om deur julle leers te kyk dan roep ek u mejuffrou".

Christiaan kyk op die leer vir Kristel se van. "Dan roep ek u mej De Beer."

"Baie dankie dokter, ek waardeer dit, ons sal 'n rukkie hier sit en wag," antwoord Kristel Christiaan meer beleef.

Christiaan stap die nou gangetjie af na die spreekkamer toe. Binne staan 'n deftige donker patrys hout lessenaar met twee ligte groen plastiek hokkies op die twee punte van die lessenaar. Alby van die in en uit hokkies is leeg. In die middel van die lessenaar is 'n lessenaar druk kalender met 'n paar aantekeninge op geskryf. Die groot donker rooi leer stoel agter die lessenaar komplimenteer die donker meubels in die kantoor. Die twee stoele voor die lessenaar is ook met 'n donker rooi leer bekleedsel oorgetrek en lyk nog relatief nuut. Net drie sertifikate hang agter die groot stoel teen die muur. Die ondersoek hokkie wat op die regterkant van die vertrek staan het 'n wit staal raam masseerders bed in wat met wit lakens oorgetrek was. Suzette kom die spreek lokaal in en gee die twee leers aan Christiaan om deur te lees.

Na 'n rukkie staan Christiaan op en staan by die deur en roep by die deur langs , kom deur mej DeBeer. Kristel stap die spreek lokaal binne en gaan sit op die linkerkant van die lessenaar. Sanna stap agterna en staan agter die regterkantste stoel.

"Sit mevrou, se Christiaan beleef. "Wie van julle twee is hier vir die besoek?"

"Sanna het iets onder lede dokter, dink sy kry griep," antwoord Kristel hom terug.

Christiaan vra Sanna om op die bed te gaan le. Hy trek die twee wit gordyntjie agter hom toe en ondersoek Sanna. Met sy growwe diep stem kan Kristel als hoor wat gepraat word. Die volgende oomblik trek Christiaan die gordyne oop en begin 'n voorskrif uit te skryf.

"Benelin hoes stroop en Keflex antibiotika," lees hy sy eie skrif terug aan Kristel.

"Dit hehoort haar binnekort weer beter te laat voel. Ek sien op jou leer mej De Beer dat Dr Groenewald 'n aantekening gemaak het aangaande u maagseer. Hoe voel u tans?" ondervra Christiaan haar.

"Drink u nog u mayogel wat Dr voorgeskryf het?"

Christiaan verduidelik aan Kristel dat sy nie permanent Mayogel kan drink nie. Hy skryf vir Kristel □ustan voor.

"Dit behoort jou maagseer vinniger te herstel. Drink een elke aand voor ete asb."

Hy maak 'n aantekening op haar leer van die medisyne wat hy voorgeskryf het en handig die voorskrif oor aan Kristel.

"Ek sal u graag weer wil sien oor so twee weke vir 'n opvolg ondersoek indien moontlik. Maak net voor 'n afspraak by Suzette asseblief Mej De Beer."

Sanna en Kristel loop die spreek lokaal uit en groet Suzette en stap deur die apteek na die voorskrif toonbank toe. Na hulle als ontvang het loop die tweetjies die apteek uit.

"Sanna ek moet gou by die prokureurs ingaan, wag vir my by die kooperasie, ek behoort nie lank te wees nie."

Oorkant die straat is Swanepoel en seun prokureurs gevestig. Kristel stap die prokureurs kantoor binne en sit en wag dat Gerhard sy deur oopmaak. Louise die ontvangs dame kom van agter af vorentoe aangeloop.

'More se Kristel, het jy 'n afspraak om Mr Swanepoel te sien vandag?"

Sy het nie 'n afspraak gemaak nie en begin aan Louise te verduidelik dat Gerhard haar gebel het om 'n koevert te kom afhaal.

"Ek is seker Mr het dit by hom."

Die deur van die konsultasie kantoor gaan oop en Gerhard kom uitgestap.

"Stap solank in Kristel, ek kry gou die koevert."

Gerhard gaan sit agter sy lessenaar en begin aan Kristel te verduidelik dat die brief aan hom gestuur was vanaf Trust Bank aangaande die plaas. Kristel vat die brief by hom en begin dit te lees. Die brief is aan haar gerig.

Mej De Beer. Dit is in die bank se belang dat die plaas Hang Klip se oortrokke rekening binne 90 dae ten volle vereffen moet word. Die uitstaande balans van R900 000,00 oor 'n 3 maande tydperk terugbetaal kan word. Huiwering van enige betalings of reelings aangaande die terugbetalings aangaande die uitstaande balans sal alle plaas inhoud as te wel die plaas aan die balju oorhandig word en ter veiling verkoop word om agterstallige skuld te vereffen. Ons tree altyd in u belange op.

Kristel bars uit in trane. Sy snik na haar asem. Dit is 'n berg se skuld, hoe gaan sy ooit die plaas se agterstallige skuld vereffen wat elke maand met rente net al hoe meer word? Na haar pa se afsterwe het sy die hele boedel geerf as ook die plaas se agterstand van al die skuld. Die plaas sou op 'n veiling verkoop word vir die skuld. Kristel het die skuld oorgeteken op haar naam sodat hulle net die plaas kon behou tot die oeste weer in kom.

**Vervolg verhaal:** Deur Etienne Blignaut **(kopiereg©)**

My gemoed is altyd baie positief wanneer ek met die musiek van **Saarkie** werk, en vandag het ek die absolute voorreg om hul nuutste enkelsnit, **Suidwes-Afrika**, voor te lê!

Hierdie dames is musikante in murg en been! Hardwerkend, talentvol, mooi van binne en buite en doen nog die ou manier van musiek maak waar jy elke dromslag en kitaar "riff" kan voel!

Die liedjie deel meer oor 'n groot avontuur wat hulle beleef het op die Visrivier Vallei staproete (meer in aangehegte mediavrystelling) en is 'n oorwurm wat beslis by die luisteraars gaan byval vind!

**Onder en aangeheg is alle info benodig:**

Lied: Suidwes-Afrika

Groep: Saarkie

Skrywers: Adèle Fouché/Mjön van Blommestein

Uitgewer: SAMRO/Capasso

ISRC Kode: ISRC-ZA-OS5-17-00003




**Saarkie-Suidwes-Afrika MP3 Skakel:**

https://www.dropbox.com/s/86u86cbr1qjzwrq/Saarkie%20-Suidwes-Afrika.mp3?dl=0

Saarkie-Suidwes-Afrika WAV Skakel:

https://www.dropbox.com/s/j0zhtwfo2m1pqkk/Saarkie%20-Suidwes-Afrika.wav?dl=0

**Sosiale Media Skakel:**

Facebook: https://www.facebook.com/saarkieband/

Twitter: @SaarkieBand

Instagram: @saarkieband

Vriendelike groete: **Steve van Deventer**

Na aanleiding van media berigte en politieke uitsprake die laaste week, die volgende:
**Suid Afrika het reeds in ’n kommunistiese staat verval.**

Kom ek verduidelik.
1) Die staat, dikteer oor hoe besigheid in die land gedoen word.
2) Die staat, dwing deur wetgewing, streng Arbeidswetgewing af, soos BEE/AA. Dus, kan private maatskappye, nie hul eie beleid van produktiewe besigheid, toepas nie, en moet dus aandeelhouers en werknemers aanstel, om die demografie van die land te weerspieël. Deur dit te doen, word hoogs kundige mense weggewys, omdat hulle a.g.v. hul velkleur, nie kwalifiseer vir poste, aangesien die AA kwotas dan nie bereik kan word nie. Word die kwotas nie bereik nie, staar privaat maatskappye hoë boetes in die gesig.
3) Mededinging word hierdeur gestriem, en daarom sal entrepreneurs eerder die land verlaat, hul idees in ander lande gaan vestig, en hul produkte dan uitvoer na SA!
4) A.g.v. regeringsbeleid, word ongeskikte kandidate in poste aangestel, maar moet dikwels gebruik maak van kundige konsultante, wat teen hoë koste gekontrakteer word.
5) Streng wetgewing word in werksplekke ingestel, waar die werkers gekontroleer word, en streng teen opgetree word, sou hulle misstappe begaan, terwyl hul bestuurders nie aan dieselfde etiese kodes onderwerp word nie. Dit lei tot verkeerde besluite, nepotisme, bedrog. Word die bestuurders uitgevang, kry hulle ’n goue handdruk, en word dikwels net geskuif na ’n ander staatsdepartement, sonder enige gevolge vir hul optrede. Hofsake, sloer vir jare, en kom dikwels tot geen konklusie nie, terwyl die persone ’n lewe van weelde geniet.
6) Terwyl die arm bevolking voortploeter in ellende, lewe regerings amptenare en ministers in weelde, en is nie blootgestel aan enige verantwoordelikheid of aanspreeklikheid nie!
7) Die regering lê beslag op alle geld, hetsy publieke geld (pensioene), SOE gelde (Transnet, Eskom, Danel, ens.) wat die SOE's laat steier, omdat hulle nie hul verpligtinge kan nakom nie. Wie weet dat die ANC 47% besit van Hitachi, wat tans Medupi en Kusile bou?
8 ) Die regering is besig om wetgewing te verander, om alle eiendomme in SA te nasionaliseer. Ja, nie net plase nie, ook jou huis, jou beleggings, en roerende bates!
9) Die regering wil ’n staatsmediesefonds tot stand bring. Dit beteken dat mediese fondse sal uitfaseer, privaat hospitale sal oorgeneem word, en jy sal saam die res van die arm mense in ’n ry gaan sit om ’n dokter te sien. Privaat hospitale, sal weldrae in dieselfde toestand as staatshospitale wees.
10) Die regering wil nou die Reserwebank nasionaliseer. Onthou dat banke by die Reserwebank geld leen. Jy leen weer by jou bank om ’n huis te koop. Let op, dat jou huis aan jou bank behoort, tot dit klaar betaal is. So ook jou kar! En jou bank, behoort aan die Reserwebank, solank jou bank hom geld skuld. Dus, word die Reserwebank genasionaliseer, neem die regering dus alle bates van die bank oor. Dit sluit jou huis/plaas in wat nog ’n verband het. En alle uitstaande lenings wat jy het. Die regering kan dus beslag op jou huis lê, indien jy nie al jou skuld op een slag kan delg nie.
**Dit, mense, is kommunisme!**

# Staaltjie uit die ou weermag!

Ek is een aand duty officer in 70HK. Pas na ek rondte voltooi het gaan drink ek n koffie by die seiners in die radio bunker. Daar was n groep kampers in die sektor, en met min dae oor (3 om presies te wees) het hulle ook maar woelig geraak. Om hulle, en die res van die eenheid, uit die knak te hou besluit hulle OC toe die manne sal OP's gooi die nag. Net nadat die seiner aan diens toe nou my koffie aangee, kom daar toe nou n call van die manne se Majoor wat sy eenheid tot radiostilte roep. "Alle stasies dit is xxx radiostilte. acknowledge. oor." Die roepseine antwoord een vir een en dit raak nagstil op die lug. Ek se nogal vir die seiner die manne is mooi gedissiplineerd.
Nou ja so loop die aand, en ek, al aan. So kort na 0200 is ek weer daar want die perd met die bruin beret maak nogal n mean koffiehuis. Net gaan sit met met my koppie in die hand toe maak daai b52 so gggggtsssk, en ek weet hier kom n berig. Volgende oomblik se n man daar: "Ek is vaaaaak!" Nou ja daai majoor is onmiddelik op die lug en jy kan sommer hoor hy is nou dik de donner in. "Laaste stasie, dit is xxx. Identifiseer jouself!"
Die antwoord kom dadelik op die lug. "Ek is nie so vaak nie."
Ek moes my koffie net so los om n skoon broek te gaan aantrek.





# BOSLUISE & BOSLUISKOORS



**BOSLUISE**:
Hoe kom hulle op ‘n erf?
Die bosluise word deur wilde grondlewende voëls en wilde diere soos rotte, slange, muise aangedra en versprei.

~ Poeier honde met Karbadast - nie giftig vir dier of mens nie.
~ Om vlooie & bosluise weg te hou, was honde met Sunlightseep in water waarin 2 proppies Dettol opgelos is. Spoel ook af met Dettolwater.
~ Gooi bloekomolie in die badwater. Gooi babapoeier op hulle en strooi growwe sout in jou tuin.
~ Meng 1teel bloekomolie met 2 teel detol in een liter beker met water en gooi oor hond. Geen vlooi of bosluis sal oorleef nie, die bosluis vrek sommer so aan die hond.
~ Kry by jou Agri Shop n 50kg growwe sout. Strooi oor hele grasperk DUN lagie elke 3 maande. Jy sal nie n vlooi of bosluis kry nie. Die sout is ook baie goed vir jou gras. Sodra dit water kry, sit dit minerale terug in jou gras. (Moet growwe sout wees)
~ Gee een keer elke 6 maande vir hulle aalwyn kapsules. Dit maak hulle bloed bitter en bosluise byt nie aan hulle nie. Vat leë kapsules en koop n pakkie aalwynpoeier en maak hulle daarmee vol. Die groot honde kry 2 kapsules en die kleintjies net 1 elke 6 maande.

•**HOE OM BOSLUISE V DIERE TE VERWYDER:**
~ Moet nooit die bosluise aftrek nie, verf hulle met cutex aan jou lyf. Hulle haal deur hul agterstewe asem en versmoor dus, val af en 99.9% kry jy nie bosluis koors nie. Dit is die kop wat agterbly wat die bosluiskoors veroorsaak. Die inkubasie tydperk is 3dae. Simptome van bosluiskoors teenwoordig eers na 10 tot 14 dae: Erge koors, hoofpyne en jy voel absoluut goor.
~ Moet dit nie aftrek nie. Smeer vaseline of vicks dik aan die buitekant – hy versmoor en trek dan self sy koppie uit.
~ Steek ‘n vuurhoutjie aan, blaas hom dood en druk die punt teen die boslys se lyf – hy sal sy kop vanself uittrek.
~ Parrafien of spirits aan 'n watte en smeer oor die bosluis, dit versmoor en kom dan maklik af.
~ Skoon Tea Tree Oil...'n druppel op bosluis sal dit dadelik laat afva
**•BOSLUISKOORS**:

Tandvleise wit, temp bo 38°C, geen eetlus, swakheid, bloed in stoelgang - bosluiskoors!
~ Sit rou beeslewer in voedselverwerker. Meng met melk tot loperig. Spuit in keel elke 4 uur tot self eet.
~ Blue Liquid (volgens hond se grootte) drie keer ‘n dag met so 3-4 druppels Lennon se staaldruppels in, om die bloedplaatjies op te bou, onthou net dat staaldruppels sleg is, dwing dit in die keel af as dit moet. Blue Liquid baie goeie vitamienaanvulling vir siek en herstellende honde. (By troeteldierwinkels, Supermarkte en Dischem se diere-afdeling)
~ Dit is baie belangrik dat ‘n probiotika in die vorm van Protexin in die tyd saam met alle kos gegee word om die maag mikrobes op te bou. Gee altyd saam met antibiotika ligte lakseermiddel om die metabolisme aan te help, veral by diere wat galkoors opgedoen het.

**•VOORKOM BOSLUISKOORS BY HONDE** - MAAK JOU HOND HEELTEMAL IMMUUN TEEN BOSLUISE!! Kom oor jou jammerhartigheid of "ek sal dit NOOIT kan doen nie" houding en vra jou veearts om jou te wys hoe om jou dier in te spuit, en red sy lewe met die volgende:!
~ Veriban, Berinil of Forray 65 (Koop aan by jou veearts, of Landbou Koöperasie en hou dit in die yskas)
~ Bly by die voorskrifte en moet dit nie weer in 3 maande toedien nie!
~ Hou die diere dan bosluis-, vlieg en wurmvry met n ordentlike produk, soos deur die apteker aanbeveel.
~ Spuit hond Berenil agter in nekvel (0.5 ml per 10kg liggaamsgewig m.a.w. 0.1ml per vir elke 2 kg wat hond weeg). Hoe vroeër jy kan spuit, hoe beter en vinniger sal dit werk. Verkrygbaar by Landbou Koöperasies. Dit is ook nie duur nie - So R70 'n botteltjie en dit kan vir lank in die yskas gehou word vir wanneer jy dit weer nodig kry. Maar jy moet presies die regte hoeveelheid volgens gewig toedien en volgens voorskrif, want dit beskadig die byniere as jy dit weer binne 3 maande toedien!

•**HOU ERF BOSLUIS & VLOOI VRY:**
Kry by jou Agri Shop n 50kg growwe sout. Strooi oor hele grasperk dun lagie elke 3 maande. Jy sal nie n vlooi of bosluis kry nie. Die sout is ook baie goed vir jou gras. Sodra dit water kry, sit dit minerale terug in jou gras.

•**Raad Met Bosluise**
Waarmee kan bosluise in en om die huis beheer word sonder dat dit die huisdiere affekteer?
Ek besit ‘n huis in ‘n dorpsgebied. Albei kante van my erf is onbewoon en oortrek met onkruid. oortrekmet bosluise en jy kan nie waag om op die loop nie, want dan sit die klein bosluisies, wat jy amper skaars kan raaksien, op jou voete.

My hele grasperk voor en agter is oortrek met bosluise en jy kan nie waag om op die gras te loop nie, want dan sit die klein bosluisies, wat jy amper skaars kan raaksien, op jou voete.

Dit is al so erg dat hulle teen my huis se mure opklim en selfs in die huis gekry word. Is daar iets waarmee ek die probleem kan behandel sonder dat dit my honde sal affekteer?
Antwoord:
Biologie: Dit blyk vanuit die beskrywing dat die probleembosluise heel moontlik die hondehokbosluis, Rhipicephalus sanguineus, is.

Hierdie is ‘n drie -asheer bosluis waar elke stadium in die lewensiklus ‘n gasheer moet bekom om op te voer. Die onvolwasse stadia (larwes en nimfe) asook die volwassenes (mannetjies en wyfies) verkies honde as gasheer. Die bosluis vestig maklik in die tipe omgewing beskryf (woning met honde omring deur veld) en groot getalle van al drie stadia is veral vanaf Oktober tot Februarie ‘n probleem deurdat die eiers oorwinter en larwes dan in die lente uitbroei, voer op beskikbare gashere en die lewensiklus gedurende die somer voltooi.

Dit is ‘n kenmerk van hierdie bosluissoort dat die volgesuigde larwes, nimfe en wyfies, teen mure kan opklim om ‘n geskikte plek te vind om te vervel (en eiers te lê).

‘n Ander moontlikheid is die geel hondebosluis, Haemaphysalis leachi leachi, waar die onvolwasse stadia op rotte en muise en die volwassenes op honde voer.
Beheer: Met so ‘n geskikte omgewing gaan dit maar moeilik om ‘n besmetting te beheer. Beheermaatre&eumlls behoort dus op die perseel, sowel as op die beskikbare gashere te konsentreer.
Perseel
Die enigste gifstof wat geregistreer is vir gebruik op persele is ‘n Karbariel bevattende stuifpoeier (Karbadust) of watermengbare oplossing (Karbadip spray, G1291). Hierdie produkte kan met omsigtigheid elke twee weke op grasperke, teen mure en op die vloer, in persele waar die honde gewoonlik slaap en in hondehokke aangewend word totdat die bosluise minder word. Wees asb. versigtig waar kinders moontlik in aanraking met die gifstof kan kom.
Gashere
Die hoofgashere, honde, kan volgens die etiketaanbevelings met enige van die menige beskikbare geregistreerde honde behandelings teen bosluise behandel word. Voorbeelde is Deltab (G2517) of Ectodex (G2965). Maak seker dat die honde se ore ook deeglik ‘gedip’ word aangesien hierdie die voorkeur aanhegtingsplek is vir die volwasse bosluise. ‘n Aanbeveling sou wees om ook die honde se beddegoed in dieselfde mengsel te ‘dip’. Indien die geel hondebosluis voorkom, kan terselfdertyd ‘n poging aangewend word om die rot- en muisbevolking te verminder.

**Skedelkus**

In 'n oer en vreemde land
op 'n afgeleë verlate strand
soekend na vergane skepe
- net nog dryfhout in die sand -
skedel skulp en seewier in die son,
kaats lig in pers en perlemoen
en aan 'n soutlagune se soom
lê die karkas van 'n kormorant.

Waar heuwels teen die blou lug welf,
in golf en lyn en kleur vervloei
word klip en rots en bleker sand
'n skeidslyn aan die horison.
In hierdie groot verlatenheid
waar wind en see my siel wil sus
hier vind ek vrede, vind ek rus
in die stilte van die skedelkus.

©Estelle Rubow





# Skedelkus Verlatenheid

## Namibië



Ons ry deur die verlatenheid van die Skedelkuspark, 'n oerlandskap wat lyk of dit nie aan hierdie wêreld behoort nie. Ons ry stadig want die pad is sleg en ek wil niks mis nie. Ek wil stadig elke faset van hierdie verlatenheid opsuig soos ' n spons, elke nuanse van vorm en kleur ervaar wat voortdurend vloei en verander, soos 'n enorme seedier wat gewigloos en grasieus deur die water kronkel.



Ons ry met 'n paadjie tot by die see. 'n Pragtige baai omkelk 'n silwerskoon strand en ek verwonder my aan die skatte in die opdrifsels... stukkies spoelhout deur die see gevorm en geskuur, pers en rooi seegras vervleg met 'n klossie mosselskulpe wat oopkeel vir die son lê en lag.

Die lug is skoon met 'n ligte seebriesie, die son is aangenaam, ek kry die vars reuk van die see en hóór die stilte, die wind, die branders, 'n damara sterretjie se hoë skril roep. Ek sien vlietend sy wit vlerke in die son weerkaats voor hy versmelt met die grond waar hy gaan sit.



Verderaan by die Uniab lagune lê die water helder in die sonlig, omsoon met 'n glinsterende wit soutrand. 'n Klompie trekduikers sit op die strandjie, vlerke wyd gesprei om af te droog. Ek stap nader sodat hulle kan opvlieg vir 'n foto. Stadig, luierig vlieg hulle een vir een op om net 'n entjie verder maar weer te gaan sit. Tussen hulle 'n verdwaalde flamink, seker op pad terug na sy blyplek 'n entjie verder by die Kaap Kruis se soutpanne.

Daar heers 'n totale vreedsaamheid in hierdie bo-aardse, amper buitewesenlike verlate landskap, 'n vreedsaamheid wat ek in my diepste binnewese vind. Daar waar ek volkome stil kan raak, waar my kreatiwiteit se oorsprong lê, waar my spirituele bewussyn lê. In hierdie verlatenheid voel ek volkome, een met die skepping.



Skielik, in 'n helder oomblik is dit asof ek wéét waarheen ek sal gaan as my rol as menslike wese hier op aarde vervul is. Dís waar ek sal wees, 'n drywende energie wat onvermoeid in hierdie veratenheid sal voortbestaan, interaktief met ander van my soort, in 'n woordelose bewussyn. Geen soeke meer na die waarheid, geen soeke na woorde om my gevoelens te beskryf, geen woorde wat verkeerd verstaan kan word, kan kwets nie. Net 'n bewussyn "in 'n lewe iewers ná die dood waar ek gewigloos oor die maan sal seil soos die spook van parmenides, 'n energie soos waterdamp só yl".



*Artikel & Foto's deur Estelle Visser Rubow*



**WIE GAAN** deur SYBIE KLEYNHANS

Die lug is helderblou met sulke wattewolkies wat flou wegvlug van die sakkende son. Dit is heerlik onder die grasdakse stoep met so ’n ylwindjie wat van die see se kant afaan gefluister kom.

“Is jygemaklik,Grootseun?” Tom Willem se kyk besorgd na die skraal, bleek tienjarige seun langshom.

“Ek’sokeidankie, dankiePappa.Dit is mooi, die see en die wolke, nè, Pappa?” Die skraal, bleekhandjie maak ’n moeë gebaar wat die hele panorama insluit.

“Pragtig, Seuna. Die wolke laat my terug dink aan die plaas as ons skaap geslag het, daardie vet om die pens. Kan jy dit nog onthou?”

“Tierlik, Pappa.Dit was lank terug, nè?” Walter vat ’n slukkie van die koue lemoensap en kyk na sy pa, die groot man met die grootbosbaard en lang hare. Skielikbesef Walter dat sy pa besig is om voor sy oë oud te word. Die rooibaard is nou deurvleg met witbaardjies, ook die bruin hare se goud is besig om silwerte word. Hy wil iest sê, maar weerhou hom want hyweet in daardie grootlyf kruip ’n kleinhartjie weg.

“Driejaar, sesmaande en twintigdae, ouSeuna!” Tom smag skielik na sy kromsteel wat hy moes los toe die dokters hom gewaarsku hetdatdit nadelig vir klein Walt is.

“Mis Pappa die plaas?”

“Nie eintlik nie, dit is mos lekker by die see!”sê Tom gemaak-vrolik.

“Pappa?” Die seuntjie kyk hom stip aan.

“Ja, ou Grote?”

“Hoekom jok Pappa?Ek kan dit mos sien en in die aand as Pappa dink ek slaap, dan voel ek hoe die bed skud as Pappa huil. Ek weet Pappa mis vir Mamma en vir Uitsig, en dan is Pappa ook bang oor ek nie gesond kan word nie!”

Tom glimlag skeefweg.Sy liefde vir sy seun lê weergaloos in sygeel-bruin oë. Danpraathyverleë: “Jy ken my tegoed,ouBulletjie.Nog lemoen sap?”

“Ek het nog, Pappa.Sê my regtig …hoekom het Pappa die plaasverkoop? Was dit oor my siekte en Mamma se begrafnis? Moenie weer vir my jok nie, asseblief.Dit is net ek en Pappa oor, niemand het ons meer life nie. Ons het net vir mekaar.”

Daar is ’n stram gevoel in Tom se keel en hy probeer dapper glimlag. “Aagou Grote, die droogte en die . . .die .. . ” Dan droog sy woorde op en hy gaan staan op sy knieë voor die rolstoel. “Daar is nie genoeg grond in die hele wêreld wat jou gesondheid werd is nie, my ouMaat!”

“Pappa moet asseblief nie weer huil nie, maar Mamma en Liewe Jesus was gisteraand by my. Hulle gaan my sommer gou kom haal.”Hy sit sy handjie op Tom se mond as hy wil praat.“Pappa,ek voel my lyfie wil gaan slaap, by Mamma gaan slaap!”

Tom Willemse se selfbeheersing spat in skerwe. Hy druk sy kop op Walt se skraalskoot en die snikke ruk geluidloos maar heftig deur die groot liggaam.

Die trane stroom uit Walter se blouogies en hy vryf sag en liefdevol oor die bruin hare met die skielike baie grys tussenin. Dan lig sy handjie Tom se kop op en Pa en seun huil saggies saam. Walt se kleinhandjie vroetel deur die grysbaard en as hy praat is sy stem sterk en ferm:

“Pappa,belowe my, as ek vra, dra my see toe. Dan kan ek en Pappa saam daar sit totdat Mamma my kom haal.Belowe my?”

Tom kan net sy kop knik want hy het geen stem meer nie.“Kom ons gaan in, ek wil vanaand kosmaak, asseblief Pappa?”

“Brood en biltong, raai ek?” Tom lag effenste hard, maar tog volingehoude pret. “Nou kom, bederf my.”

Dit is 22h30 toe Walter sag aan Tom se linkerskouer skud. Hy is onmiddellik wakker en skakel die leeslamp aan. In die lig sien hy die vreemde  uitdrukking op Walter se gesiggie.

“Seuna, wat’sdit?”

“Pappa, ek wil gaan see toe gaan. Nou dadelik, asseblief.”

Dit is asof ’n reuse hand om Tom Willemse se hart klem. Maar hy knik net en trek vir hom en Walter elk ’n kostuum aan. Hy kyk na die skraal, bleeklyfie. In stilte bars Tom Willemse se hart.Hy gaan haal die Land Rover en tel Walt se brose liggaampie op.

Die volmaan verlig die twee gestaltes in die vlak water, die een groot en die ander klein en skraal. Walter leun met sy koppie teen Tom se breëbors, die wind waai deursy blonde hare en speel met die ouer man se weligebaard.

“Kyk Pappa, daar is Mamma!Sy loop op die see nes Liewe Jesus geloop het. Hier kom sy, Pappa!” Dan draai die skraalgesiggie na Tom. “Ek is nie bang nie,Pappa, maar wie gaan vir Pappa life wees as ek nie meerdaar is nie?” ’n Trilling skud die kleinlyfie en dan glimlag die seuntjie, helder en bly. “Ek’s so liefvirjou, pa. . . . !” Dan sug hy ’n laastesug en word die liggaampie slap teen Tom se bors.

Hulle het lank so gesit in die vlak water, die lewelose kinderliggaampie en die huilende grootman. Dan staan hy op, dra die lyfie op sy linkerarm, die koppie teen sy nek en gaan lê hom op die oopkombers op die agtersitplek. Hy streel die blonde haartjies, soen die koue lippies en vou die kombersoor die stilgesiggie.

Tom gaan staan by die Land Rover se regtervoordeur.Hy lig sy kop op, kyk na die volmaan en dan prewel hy hees en hartseer: “O, my God, U het die laastestuk van my hart uitgeruk, kyk mooi na hom, asseblief?”

Hy klim agter die wiel in, kyk na die bondeltjie op die agtersitplek en fluister sag: “Wie gaan nou vir my liefwees, ou Seuna.”

© Sybie

## Kinders grootmaak is nie vir sussies nie!!






















# Modes

## Sonja se mode insetsel



Hier is ses voorbeelde

van veelsydige items

waarmee jy nooit

verkeerd kan gaan nie.




**Die knopiesrok: 'n wonderlike veelsydige item**

Die knopiesrok het onlangs 'n gunsteling geword onder bekendes, ontwerpers en modebewustes, juis vanweë die **veelsydigheid** daarvan. Hierdie rok kan jou soveel meer bied as net toegeknoop met oulike skoene. Boonop skep die toeknoopstyl 'n sjiek voorkoms wat jy vir informele én deftiger geleenthede kan dra.














# Gedigte

## Keuses

Eenkeer in jou lewe verloor jy iemand
Nie omdat jy wil nie
Maar omdat jy moet
Verlore, vir altyd!

Eenkeer in jou lewe moet jy kies
'n Keuse wat jou lewe verander
Keuses wat jou dae donker maak
Donker, vir altyd!

Eenkeer in 'n leeftyd verander jy in 'n akteur
Jou dag 'n toneelspel
Opgemaakte woorde
Toneelspel, elke dag!

Eenkeer in 'n leeftyd beleef jy verlies
Verlies wat deur jou wese sny
Die fondamente van jou menswees kraak
Beskadig, vir altyd!

Elke dag van my lewe kyk ek in hulle oe
Die oë van onskuld
Oë van vergenoegdheid
Liefde, onkondisioneel!

Elke dag van my lewe speel ek toneel
Die versinnebeelding van geluk
Stadig vermoor ek my siel
Dood, stadig!

Elke dag van my lewe mis ek jou
Gepynig
Verlange
Huil, sag!

Elke dag van my lewe kies ek
My kinders?
My sielsgenoot?
Keuses, vir altyd!
**-annerman**



## Afskeid

Die uurglas het reeds leeg geloop,
die populierboom is gestroop
van elke goue blaar.
En ons, ons staan beteuterd rond
en tuur half skuinsweg op die grond –
soos vreemdes vir mekaar.

Ek weet jy wil nog met my praat,
maar onder in die donker straat
hoor ek die motor toet.
En vir die derde, vierde keer
sit ek my loodswaar koffer neer
om jou verlaas te groet.

-Koos du Plessis



## Liefde met die eerste oogopslag



jy...met jou stem, selfvertroue en glimlag

jy was vir my onverklaarlik onweerstaanbaar

selfs op daardie eerste dag

lank gestoei om net jou aandag te kry

nie een keer gedink aan die gevolge

van die vreemde emosies binne my

'n geselsie word 'n kuier deurtrek met 'n skaam lag

Ons leer mekaar se spoke ken

een-een op 'n slag

skielik besef ek die effek van jou op my

die skoenlappers in my maag

die hartseer toe jy moes ry

na die wroegings van 'n bitter lang nag

besef ek dat jy die een is wat ek wil hê

ten spyte van die opdraande wat op ons wag

sal jy dalk ook so kan voel oor my

is die vraag wat ek myself vra

sal jy my wil hê aan jou sy

soos 'n vuurwerkvertoning in die donker nag

het jy my hart gesteel

met eerste oogopslag

© Helga Gouws

## Afrikaans, my moedertaal

Taal verwoord 'n Volk se diepste emosies
Veranker in die verlede, histories.
Vreugde, liefde, pyn en hartseer,
'n bede tot God elke keer.
Taal is die voertuig waarin denke beweeg,
Dit les mens se dors, 'n lewegewende teug,
Taalklanke baar 'n melodie soet,
Helende balsem vir my Afrikaner gemoed.
O Moedertaal so ryk in verskeidenheid,
Leenwoorde, neologismes, vervat in beleid.
Foneties, klankryk, 'n skat onbeperk,
Die Bybel is vertaal vir gebruik in die kerk.
'n Monument ter ere van Afrikaans op Perelberg,
'n kluitklap op die kis as die Digter sterf.
Wat het 'n trotse Afrikaner om te erf ?
Die vryheid om sy taal te praat op eie werf.
Ons bring hulde aan ons Taal Afrikaans,
Wie weet, dis dalk ons laaste kans !
God seen ons land, ons volk, ons Taal,
Van die Kaap tot in Transvaal.

# Boer of Afrikaner, watter een is jy?

Wat is die verskil tussen ŉ Afrikaner en ŉ Boer? Party sê dis dieselfde ding en party sê jy is of ŉ Boer of ŉ Afrikaner, maar nie al twee nie. Die antwoord is eintlik iewers in die middel.

Die term Boer kom van die feit dit amper al die mense wat die nuwe republieke en volk gevorm het plaas boere was. Die Boere wat deel geneem het aan die stigting het meestal hul afkoms gekry by die Trekboere/Grensboere. Hulle was Trekboere genoem omdat hulle elke keer verder weg getrek het om onder die regering in Kaap Stad uit te kom en om nuwe grond te kry. By die einde van die 1700s was daar 2 duidelik verskillende groepe in die Kaapkolonie. Die Kaap Nederlanders (Cape Dutch) wat meestal lojaal of neutraal aan die koloniale regering was wat hulle koloniale regering verkies het, en aan die anderkant die Trekboere met hul republikeinse denkwyse wat nie onder die koloniale regering wou wees nie wat ook bekend geword het as die Grensboere.

Na die Britte oor gevat het en hul taal, kultuur en wette op die Trekboere/Grensboere probeer afdwing het, het die Trekboere/Grensboere genoeg gehad en die Trekker groepe gevorm en die keer finaal onder die koloniale regering uitgetrek met die Groot Trek in die 1830s. Hulle het toe hulle eie republieke gestig wat bekend gestaan het as die Boere Republieke. Dit was Boere Republieke genoem omdat dit gestig en regeer was deur mense wat identifiseer het as Boere, nie Kaap Nederlanders of Afrikaners nie. Die tyd wat die Boerevolk gevorm was het die moderne Afrikaner term nog nie bestaan nie.

Die term Afrikaner het meeste van die 1800s net Afrikaan beteken, mense van Afrika of wat in Afrika woon. Dit was rondom die einde van die 1800s wat Afrikaner se betekenis verander was deur die Genootskap van regte Afrikaners na ŉ versamel naam vir Kaap Nederlanders en die mense van die Boerevolk. Dit het nou basies beteken Afrikaans sprekendes wat Europese herkoms het. Dis belangrik om op te merk dat die nuwe skepping van die Afrikaner term nooit deur die Boerevolk aanvaar was nie en dat dit alleenlik ŉ Kaap Nederlander poging was, nie ŉ Boere een nie. Die term was na die Tweede Boere Vryheidsoorlog deur die Britte en Kaap Nederlander Afrikaner nasionaliste wyd gepropageer in skole en koerante om die Boere se identiteit finaal te probeer vernietig. Dit sou die Boerevolk se identiteit vernietig deur die Boerevolk saam te smelt met die baie grootter groep Kaap Nederlander Afrikaners en om ŉ nuwe groep te vorm met die naam Afrikaners.

Baie van die Boere se geskiedenis word altyd verwys na as Afrikaner geskiedenis maar die is feitlik onakkuraat aangesien meeste Afrikaners nie eers herkoms uit die Boerevolk het nie.

Baie mense sal seker nou dink dit beteken as jy van Kaap Nederlander herkoms is of van ŉ ander wit nasie dat jy nie deel van die Boerevolk kan wees nie. Mense kan altyd by die Boerevolk assimileer. So al is jy nie van Boere herkoms nie kan jy nog steeds deel van die Boerevolk wees deur die Boerevolk as jou primêre identiteit aan te neem en Boerevolk taal, kultuur, geloof, waardes en ideale as jou eie aan te neem. Met ander woorde om te assimileer.

Die Boerevolk van vandag se ideale is om lojaal aan die Boerevolk van ouds te bly en die Boere Republieke op een of ander manier weer terug te kry om weer oor hulself te regeer as die Boerevolk met hul eie taal en waardes. Die Afrikaner se ideale is om lojaal aan die Kaap Nederlander se visie te bly om almal wat wit(in sommige gevalle nie-blankes) en Afrikaans is onder een volk/nasie te verenig en die Britse gemaakte land van Suid-Afrika hul tuisland te maak, en om vriende te bly met die Boerevolk se grootste vyand, die Britte en hul Engelse taal. Die was duidelik gedemonstreer in WO1 en WO2 toe hulle vir hulle Britse koning gaan veg het saam verraaiers soos Jan Smuts. Hulle het dit weer gewys in 1961 toe hulle Engels as offisiële taal in RSA hou en die Britse vlag in die nuwe landsvlag sit om hul Britse vriende gelukkig te hou.

Tegnies gesproke volgens die Afrikaner term se definisie is alle Boere Afrikaners maar nie alle Afrikaners is Boere nie, net so is alle Kaap Nederlanders Afrikaners maar nie alle Afrikaners is Kaap Nederlanders nie. Alhoewel jy dan tegnies kan sê ŉ Boer is dan ŉ Afrikaner kom die groot verskil in wanneer jy kies by watter term jou lojaliteit lê. Byvoorbeeld ek is ŉ Boer en ŉ Suid-Afrikaner, maar my lojaliteit lê by die Boerevolk en nie die Suid-Afrikaanse nasie of land nie, dus is ek ŉ Boer voor ek ŉ Suid-Afrikaner is.
Net so met Afrikaner aanvaar ek dat die definisie my tegnies insluit, maar ek aanvaar dit nie as my primêre identiteit nie(of enige identiteit van my nie), vir my beteken dit net so min soos my Suid-Afrikaner klassifisering want my lojaliteit lê by die Boerevolk. So alhoewel ek onder die Afrikaner term val, is ek nie deel van die Afrikaners nie want my lojaliteit lê nie by die Afrikaners nie, maar by die Boerevolk. So in die opsig is Boer nie gelyk aan Afrikaner nie.

Dus moet ŉ persoon besluit of hy/sy deel van die Kaap Nederlander Afrikaners is of hy/sy deel van die Boerevolk is want jy kan nie lojaal aan al twee wees nie. Jy is of lojaal aan die Boerevolk of die Afrikaners. So wat is jy, ŉ Boer of ŉ Afrikaner?

As jy Boer kies, is die blad of groep vir jou. Die is nie ŉ Afrikaner blad of groep nie.

Vir die mense wat belangstel om verder oor die onderwerp te lees gaan gerus na die blog toe wat geskryf is deur Ron. Dit bevat baie Insiggewende inligting oor die onderwerp.
https://republicantrekkervolk.blogspot.com

# DANIE BOTES

Dalk nie eers iets oor my gedigte rakende Suidwes. Op 'n stadium het ek gaan ondersoek instel of enige iemand al 'n digbundel oor Suidwes uitgegee het en kon nêrens een kry nie.

Sedert 1977 tot hede het ek al vele gedigte geskryf, maar natuurlik is ek geen erkende digter nie so my pogings is maar meestal ingestel op myself en mense wat net 'n beryming wil geniet sonder enige taalkundige voorkeure daaraan verbonde.

Aangesien ek in 1987 eers Suidwes verlaat het, is die terme Namibië nie een waaronder ek gebore en gewoon het nie. Ek gebruik die term "Suidwes" nog regdeur my gedigte en wil eerder hiermee sê dat dit eerder bedoel is vir die oë en ore van die ouer garde.
Ek het eers begin om gedigte oor die Suidwes se dorpe te skryf wat ek persoonlik ken en het later al die ander plekke ook betrek, maar omdat ek nie elkeen persoonlik geken het nie moes ek staat maak op inligting wat die internet my kon bied.
Ek het ook 'n boek gedruk met my gedigte wat nie versprei is nie a.g.v. die kostes daaraan verbonde





Inhoudsopgawe




Spaarsaam

Vier plase onder Etosha jou presiese ligging
Oupa Bulletjie se noorde geloofsending
Jou Jan-mar pos en gronddam 'n Kudu se rus
Jou topase en nartjies hier altyd in surplus

Waar kuier Mannetjie jou eens mak tarentaal
Is Topsie nog steeds na elke jagtog so asvaal
Spring jou Kameelperde nog so kampdraad
Die son loer deur die Mopanies met daeraad

Jou wildsbiltong het die petrol na Windhoek betaal
Jou koue rookvleis en dauerwurst 'n reuse mylpaal
Jou klipmure en terrasse met veiligheidsomheinings
Verkondig 'n getuie van hemelse en engele beskerming

Jou beeste het jou volle koopsom kontant betaal
Vanaf die Erekoning het jou seën mildelik gedaal!

## Südwest – my Heimat

Gebore in dié wonderlike ope land
Getoë en gevorm in hierdie stamland
Geskep deur ons groter Hoërhand
Gebrei tot vasbyter in die waaisand

Van die Noorde tot die Suide antwoord ons jou stem
Van die Ooste tot die Weste hoor ons jou wekstem
Plante en diere basuin hul verwagtinge in fluisterstem
See en berge skilder jou asemrowende stilte klem

Verskillende wêrelde vasgevang in een geboorteland
Jou stekelrige bosse verhaal hierdie niemandsland
Jou droë lope en barre klippe roep ons minnepand
Jou duine lyne met sonsondergange bring stilstand

Verlange na my geboorte land
Bring 'n hartseer traan tot stand
Is jou unieke lyne in my ingebrand?
Ja altyd, roep ek uit volle verstand!

My heimat
My mandaat
My attestaat
My maat

D.J. Botes - 2011











**Namibia**

# Hoba meteorite

The **Hoba**(/ˈhoʊbə/ *HOH-bə*) meteorite, short for **Hoba West**, is a meteorite that lies on the farm of the same name, not far from Grootfontein, in the Otjozondjupa Region of Namibia. It has been uncovered but, because of its large mass, has never been moved from where it fell. The main mass is estimated at more than 60 tonnes,[1] making it the largest known meteorite (as a single piece) and larger than the 37-tonne fragment of the Campo del Cielo. It is also the most massive naturally occurring piece of iron (actually ferronickel) known on Earth's surface. The name "Hoba" comes from Khoekhoegowab word meaning "gift".



## Discovery

The Hoba meteorite left no preserved crater and its discovery was a chance event. In 1920, the owner of the land, Jacobus Hermanus Brits, encountered the object while ploughing one of his fields with an ox. During this task, he heard a loud metallic scratching sound and the plough came to an abrupt halt. The obstruction was excavated, identified as a meteorite and described by Mr. Brits, whose report was published in 1920 and can be viewed at the Grootfontein Museum in Namibia.

Friedrich Wilhelm Kegel took the first published photograph of the Hoba meteorite.





## Modern history

In an attempt to control vandalism and with permission from Mrs. O. Scheel, owner of the farm at the time, the government of South West Africa (now Namibia) on March 15, 1955, declared the Hoba meteorite to be a national monument.[6] In 1979 the proclamation was changed to include not only the meteorite but also 25 m x 25 m land on which it is situated. In 1985 Rössing Uranium Ltd. made resources and funds available to the Namibian government to provide additional protection against vandalism. In 1987 Mr. J. Engelbrecht, the owner of Hoba West farm, donated the meteorite and the site where it lies to the state for educational purposes. Later that year, the government opened a tourist centre at the site. As a result of these developments, vandalism of the Hoba meteorite has ceased and it is now visited by thousands of tourists every year.

## Impact

The Hoba meteorite impact is thought to have occurred more recently than 80,000 years ago. It is inferred that the Earth's atmosphere slowed the object to the point that it impacted the surface at terminal velocity, thereby remaining intact and causing little excavation. Assuming a drag coefficient of about 1.3, the meteor would have been slowed to about 720 miles per hour (0.32 km/s) from its speed on entering the Earth's atmosphere, typically in excess of 10 km/s for similar objects. The meteorite is unusual in that it is flat on both major surfaces.

## Description and composition

Hoba is a tabloid body of metal, measuring 2.7×2.7×0.9 metres (8.9×8.9×3.0 ft). In 1920 its mass was estimated at 66 tonnes. Erosion, scientific sampling and vandalism reduced its bulk over the years. The remaining mass is estimated at just over 60 tonnes. The meteorite is composed of about 84% iron and 16% nickel, with traces of cobalt. It is classified as an ataxite iron meteorite belonging to the nickel-rich chemical class IVB. A crust of iron hydroxides is locally present on the surface, owing to weathering.





https://en.wikipedia.org/wiki/Hoba_meteorite



# GEESTELIKE BLAD



Daar word vertel dat die duiwel op ' n keer bankrot gespeel het en dat hy al sy gereedskap sou verkoop aan enigeen wat bereid was om die regte prys te betaal.
Op die aand van die vendusie was al die gereedskap pragtig uitgestal en het die hele bose lot daar uitgepak, byvoorbeeld jaloesie, afguns, haat, onsedelikheid,owerspel, moord, vyandskap, woede, en al die ander bose stukke gereedskap, elkeen met sy prys.
Maar aan die een kant, apart van die ander gereedskap het 'n stuk gereedskap gelê wat duidelik al baie gebruik was.
Dit het 'n prys gehad wat baie hoër was as al die ander.
Iemand vra toe vir die duiwel watter stuk gereedskap dit dan was.
Die antwoord was: Dit is Mismoedigheid.
Nou waarom is dit dan so duur, wou die persoon weet.
Omdat hy vir my baie meer nuttig is as al die ander, het die duiwel gesê.
Met mismoedigheid kan ek iemand se bewussyn oopdwing en binnedring wanneer ek dit nie kan doen met enige van die ander gereedskapstukke nie.
En as ek eers binne is, kan ek hom gebruik net soos dit my pas.
Die stuk is al so gehawend, want ek gebruik dit op byna elke mens, Want sien baie min mense weet dat mismoedigheid eintlik aan my behoort.
Al wat ek kan sê is dat mismoedigheid se prys so hoog is, dat die duiwel dit nog nooit kon verkoop nie.
Hy besit en gebruik dit nog steeds.
Op die vooraand van SY kruisiging sê JESUS vir SY dissipels in Joh 16:33: "In die wêreld sal julle verdrukking hê, maar hou goeie moed, EK het die wêreld klaar oorwin"
Dikwels word ons so oorweldig deur ons omstandighede ons skuldgevoelens en ons lyding dat ons ophou om te glo, dat ons moed verloor.
Dinge kan soms vir ons so moeilik raak, die wêreld kan ons so druk dat ons nie meer wil glo in GOD nie.
Soms is dit so erg dat ons begin om GOD te blameer vir wat met ons gebeur.
Dan wil ons niks meer met GOD te doen hê nie, JESUS het geweet dat daar sulke dae vir ons oppad is.
HY het geweet dat daar tye sal kom wanneer ons sal verval in mismoedigheid, wanneer ons met die hande in die hare sal sit en uitroep, HERE waarom?
HERE, waarheen nou?
Moet jou nie blindstaar met die oplossings wat HY vir ons stuur nie, baie keer lyk dit verkeerd en of dit nie van HOM kom nie, die

oordeel kom ons nie toe wat reg of verkeerd is nie ▪

HY sal jou veroordeel as jy onkundige foute gemaak het nie!!
*SIT JOU VERTROUE IN GOD SE HANDE HY WEET BETER*!!
Partykeer is die pad wat ek stap, klipperig en ongelyk.
Ek stop telkemale om te rus en rond te kyk, waar kom die klippe vandaan?
Waarom moet ek op ‘n klipperige pad gaan?
Ek sug en steun, probeer om deur al die klippe te kom .... heelpad deur, sukkelend, heeltyd net kerm en grom.
Ek verstaan dit nie, dit is tog nie my keuse nie, dit is toe dat ek die boodskap kry;
Gelyk paaie het geen lesse nie.
Soos ek voortbeur, raak elke klip op hierdie pad net nog 'n les.
Soos ek oor die klippe klim, wil GOD vir my ‘n boodskap bring.
Elke klip moet vir my ‘n boodskap raak, dan word hierdie lesse geleer.Van die klippe gaan ek noem: Daar is, Afguns, Armoede, Humeur, Hartseer, Teleurstellings, die hunkering na rykdom en roem, Siekte, Onregverdigheid, neit en haat.
Al my foute uitgetel, alles in klippies uitgespel.
Die kleintjies wat my skeef laat trap: Klein foutjies op my lewenspad.
Die medium klip, waaroor ek beur: 'n Groter lewensles wat ek moet leer.
Die grootste klip wat voor my staan, dit maak my seer .... dit bring ‘n traan!
Oor daardie klip moet ek nou kom, met trane kyk ek om en om .... Soek ‘n plek om verby te kom.
Op my knieë pak ek dit aan .... sukkelend en kruipend sal dit gaan.
Soos ek dan die kruin bereik, staan ek op, en staar verslae oor hoe mooi dit eintlik lyk!
Die les wat GOD my hier wil leer: Al maak die pad vol klippies bietjie seer, en al moet jy op my knieë rondgaan, sal ek ook op die kruin kan staan.
Jy sal ook die mooi beleef, sodra jy oor die klippe kom van “vergewe en vergeet”. Op jou knieë kruip jy nader na die VADER ... op jou knieë voor Onse VADER!
Ek het net weereens besef, dat elke hart sy eie pyn en seer het ………..

En daarom wil ek vandag vir Elke een van my wonderlike maatjies, wie se hartestukkend, seer en gedaan is, wie se siel aan flarde lê, wie geliefdes aan die dood af gestaan het, of miskien 'n egskeiding of 'n verhouding/huwelik wat maar net nie wil uitwerk nie ... 'n ruiker geestelike blomme kom gee.
Sommer maar net, nie dat dit jou seer gaan weg neem nie, maar om vir jou te sê, jy is nie alleen nie, al voel jy soos 'n eensame voël op 'n huis se dak ...
Ek dink aan jou, en ek pleit by ABBA VADER dat HY in SY barmhartigheid vir julle 'n wonderwerk in hierdie dag sal gee, 'n ligstraal, 'n baken, om aan vas te hou, as winde van verandering en eina kry deur jou lewe blaas.
Geniet die dag, kyk mooi na jou self en onthou jy is baie spesiaal in alle opsigte, ek waardeer jou!
Geniet die dag en hou moed die HERE sal vir jou voorsien en 'n uitkoms stuur.

We never understand the real value of someone

Until that someone become a memory 😔



Walk away from people who put you down.
Walk away from fights that will never be resolved.
Walk away from trying to please people who will never see your worth.
*The more you walk away from things that poison your soul, the healthier you will be.*

N vrou met verweerde klere en 'n mismoedigheid op haar gesig, stap by die winkel in. Sy vra die eienaar nederig of hy nie 'n paar kruideniersware op rekening vir haar kan gee nie. Sy verduidelik aan hom dat haar man baie siek is en nie kan werk nie, hulle het sewe kinders en hulle het kos nodig. Die winkelier, kyk smalend op haar neer en versoek haar om die winkel te verlaat.
Sy pleit : 'Asseblief, meneer! Ek sal aan u die geld bring so gou as wat ek kan.'
Hy vertel haar dat hy nie aan haar kruideniers op skuld kan gee nie want sy het nie 'n rekening nie .
Langs die toonbank het 'n kliënt gestaan wat die hele gesprek gehoor het tussen die twee. Die kliënt stap vorentoe en sê aan die winkelier dat hy sal instaan vir al die kruideniersware wat die dame nodig het vir haar gesin.
Die winkelier sê met 'n baie huiwerige stem: 'Het jy 'n lys van die kruideniersware wat jy benodig?'
Sy antwoord: 'Ja meneer.'"O.K." sê hy,"plaas jou kruideniersware lys op die balanseer skaal en wat ookal jou lys weeg sal ek in gewig die kruideniersware aan jou gee."
Sy aarsel 'n oomblik met 'n geboë hoof, dan haal sy uit haar handsak 'n pen en papiertjie en skryf iets daarop neer. Sy plaas die papiertjie versigtig op die skaal met haar hoof steeds geboë. Die oë van die winkelier en die kliënt rek in ongeloof toe die skaal afgaan en onderbly.
Die winkelier staar na die skaal, draai stadig na die kliënt en sê gegrief, "Ek kan dit nie glo nie." Die kliënt glimlag en die winkelier begin kruideniersware op die anderkant van die skaal te plaas. Die skaal balanseer nie en hy plaas steeds meer kruideniersware op die skaal totdat daar nie meer plek op die skaal is nie. Die winkelier staan daar met groot ergerlikheid duidelik te bespeur op sy gesig.
Uiteindelik, gryp hy die stukkie papier van die skaal en kyk daarna met groot verbasing. Dit was nie 'n kruideniers lys nie, maar 'n gebed wat sê:
"Dierbare Vader, U weet wat ek nodig het en ek los die in U hande. Amen "

How to better keep your house gutters clean

Self feeding firepit - What an awesome idea!



# Grappe



**Daar in die kaap stop `n spietkop vir oom Kallie. Die oom het `n bietjie te vinnig gery.**
**Die spietkop sê vir oom Kallie: "Kyk, ek sal vir jou `n kans gee. Sien jy daar anderkant, wat kom daar aan?"**
**Oom Kallie sê: "Dis `n kar."**
**"Nee oom, jy het nie mooi geluister nie, is dit `n Merc, `n BMW of `n Audi. Kyk nou weer, wat kom daar aan?"**
**Oom Kallie sê: "Dis `n motorfiets."**
**"Nee oom, jy het weer nie mooi geluister nie, is dit `n Kawa, `n Honda of `n Yamaha?"**
**Hy skryf toe die kaartjie.**
**Oom Kallie sê: "Luister hier seun. Jy staan in Adderlystraat en oorkant die straat staan daar `n vroumens, met `n baie kort minirokkie aan en `n kort toppie en rooi skoene en rook `n sigaret, wie is dit?"**
**Die spietkop sê: "Dis `n prostituut."**
**"Nee seun, jy het nou nie mooi geluister nie, is dit jou sussie, jou ma of jou ouma?"**



Wiskunde deur die jare!!

* Wiskunde in die 1960's :'n Boer verkoop 'n bakkievrag vol brandhout vir R100. Sy produksie-koste is 4/5 van die prys. Wat is sy profyt?
* Wiskunde in die 1970's :
'n Boer verkoop 'n bakkievrag vol brandhout vir R100. Sy uitgawes is 4/5
van die bedrag, of R80. Wat is sy profyt?
* Wiskunde in die 1980's :
'n Boer verkoop 'n bakkievrag vol brandhout vir R100. Sy uitgawes is
R80. Het hy 'n profyt gemaak?
* Wiskunde in die 1990's :
'n Boer verkoop 'n bakkievrag vol brandhout vir R100. Sy uitgawes is R80 en sy profyt is R20.
Opdrag: Onderstreep die syfer 20.
* Wiskunde in die 2000's: 'n Boer kap 'n pragtige woud af sodat hy 'n
profyt van R20 kan maak. Voordat hy dit egter kan verkoop, word hy geskiet
en sy bakkie gekaap. Die kaper verkoop die hout vir R50 en die boer se
bakkie vir R800 en maak dus 'n wins van slegs R850.
Opdrag: Verduidelik hoekom dit Apartheid se skuld is.



**Die ou oom en tanie dit voor die tv en kyk die sondag diens.**
**Die pastor se hy gan nou bid so as daar enige mense is met pyne dan moet hulle opstaan, hulle een hand op die tv sit en die and hand waar dit pyn.**
**Die ou tanie sit haar een hand op die tv en die and een op haar skouer. Die oom sit sy een hand op die tv en die ane hand tussen sy been.**
**Die ou tanie kyk hom uit en se, jinne my ou man, hyt gese hy gan die siekes gesond maak nie die dooies opwek nie**

Vrou soek haar man orals rond en kry hom in die garage langs die kar en huil. Sy vra: "Wat's fout?" Hy sê: "onthou jy die dag toe jou pa ons die eerste keer gevang het en onthou jy toe hy sê ek moet met jou trou of tronk toe." "Ja, sê sy." "Wel, vandag sou ek uitgekom het."

Koos kom dronk by die huis aan, kry 2 panado's en druk dit in sy vrou se mond terwyl sy slaap...Sy word verward wakker en sê: "Wat de hel doen jy nou Koos?" Koos sê toe: "Ek het 2 panado's in jou mond gesit!" Vrou: "Is jy nou getik?? Ek het nie 'n kopseer nie!!!!" Koos: "DIS WAT PAPPA WIL HOOR!!"

Die man en vrou baklei die aand. Vrou bel haar Ma en sê: 'Ma, hy't al weer met my baklei... ek gaan by julle kom bly!'

Ma sê: 'Nee, hy moet betaal vir sy foute... ek kom trek by julle in!'

Die fotograaf het 'n klasfoto van die kinders geneem en die juffrou het die kinders probeer motiveer om van die klasfoto's te koop. "Dink net hoe lekker sal dit wees as julle eendag weer na die foto kan kyk en sê: 'Daar is Jennifer; sy is nou 'n prokureur, of dit is Micheal, hy is nou 'n dokter." 'n Stem agter uit die klas sê: "Kyk, daar is Juffrou van Rooyen, sy's al dood!"

# Pretblad

## Maart seduko

| | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 6 | | | | | 9 | 5 | | 2 |
| | | 5 | | 8 | 6 | 1 | | |
| | 3 | | | | | | 6 | |
| | | | 8 | 5 | | | | 7 |
| | | | | 1 | | | | |
| 7 | | | | 4 | 2 | | | |
| | 5 | | | | | | 4 | |
| | | 1 | 3 | 9 | | 2 | | |
| 3 | | 7 | 5 | | | | | 1 |

http://1sudoku.com n° 314803 - Level Hard

## Eet jou groente!

Pas die name van die groente by die prente. Soek dan die woorde wat horisontaal, vertikaal of skuins en vorentoe of agtertoe in die rooster versteek is en omkring dit. Watter een is eintlik 'n vrug?

| | | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| blomkool | o | x | d | n | e | o | p | m | a | p | i | e |
| broccoli | t | a | m | a | t | i | e | s | g | d | l | r |
| ertjies | s | g | a | x | k | n | j | o | w | n | o | t |
| kool | e | i | s | s | i | r | t | e | o | s | c | j |
| mielie | x | h | w | p | l | b | u | s | r | j | c | i |
| pampoen | b | l | o | m | k | o | o | l | t | f | o | e |
| soetrissie | h | p | w | m | n | c | o | z | e | m | r | s |
| tamatie | q | e | i | l | e | i | m | k | l | p | b | d |
| wortel | | | | | | | | | | | | |





## Soek 8 verskille





| | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1 | 9 | 4 | 7 | 8 | 6 | 2 | 3 | 5 |
| 7 | 5 | 2 | 1 | 3 | 9 | 4 | 6 | 8 |
| 6 | 3 | 8 | 5 | 2 | 4 | 9 | 1 | 7 |
| 8 | 6 | 9 | 4 | 5 | 1 | 3 | 7 | 2 |
| 2 | 4 | 7 | 8 | 9 | 3 | 6 | 5 | 1 |
| 3 | 1 | 5 | 6 | 7 | 2 | 8 | 4 | 9 |
| 5 | 2 | 1 | 3 | 6 | 8 | 7 | 9 | 4 |
| 9 | 7 | 6 | 2 | 4 | 5 | 1 | 8 | 3 |
| 4 | 8 | 3 | 9 | 1 | 7 | 5 | 2 | 6 |

**Februarie antwoord**

## FM Stereo - Tydskrif Maart 2019 - Blokraai



ACROSS

4 Wat is Johannes Kerkorrel se regte naam
8 Wat is Tommy Dell se regte naam
10 Wat is Bok van Blerk se regte naam
13 Wat is Nataniël se regte naam
15 Yoti Die Griekse Boertjie - Yoti Die Griekse Boertjie se regte naam
17 Wat is Vicky Leandros se regte naam

DOWN

1 Wat is Elton John se regte naam
2 Wat is James Blunt se regte naam
3 Wat is Maritza se regte naam
5 Wat is Kupido se regte naam
6 Wat is Virginia Lee se regte naam
7 Wat is Shania Twain se regte naam
9 Wat is Sally Vaughan se regte naam
11 Wat is Worsie Visserse regte naam
12 Wat is Valiant Swart se regte naam
14 Wat is Freddy Mercury se regte naam
16 Wat is Bones Brettell se regte naam

## PRETBLAD

Kyk watter span gaan wen en soek dan die versteekte items in die prent.








Vind al die items hier onder wat in die prent versteek is



# KINDERHOEKIE

### VARKIE NA DIE MARK
Hierdie klein varkie gaan na die mark;
Hierdie klein varkie bly tuis;
Hierdie een het heerlik gesmul;
Hierdie een is vreeslik gekul;
Hierdie klein varkie huil
Wa, wa, wa!
Tot by sy huis.

### SWART SKAAP
Swart skaap, swart skaap,
het jy baie wol?
Ja baas, ja baas,
drie sakke vol.
Een vir die nooi,
en een vir die baas,
en een vir die seuntjie wat
so baie kan raas.

### HOMPIE KEDOMPIE
Hompie Kedompie sit op die wal,
Hompie Kedompie het afgeval,
Die koning se soldate
probeer al wat hul kan,
Maar Hompie Kedompie
bly plat soos 'n pan.

### Trippe Trappe Trone
Trippe, trappe, trone,
varkies in die bone,
koeitjies in die klawer,
perdjies in die hawer,
die gansies op die groene gras,
die eendjies op die waterplas.
Ek wens dat kindjie
groter was
om al my diertjies
op te pas.

### DUIMPIE
Duimpie het in
die water geval.
Duimpie se maat
het hom uitgehaal.
Langeraat het hom
huistoe gedra.
Fielafooi het hom
neergelê.
En kleintjie het vir
ma gaan sê.

### OU VROU IN 'N SKOEN
Daar is 'n ou vrou,
sy woon in 'n skoen.
Sy het so baie kinders
sy weet nie wat om te doen.
Sy gee hulle sop
sonder botter of brood.
Dan kry elkeen 'n pak,
van klein tot groot.

### APIE OP 'n STOKKIE
Daar's 'n apie
op 'n stokkie
voor my ma
se agterdeur.
Daar's 'n gaatjie
in sy broekie
en sy stertjie
loer daardeur.

### KIEPIE KIEPIE
Kiepie kiepie kom
tog gou.
Hier is lekker
kos vir jou.
Maar dan moet jy
my eers sê.
Waar jy al
jou eiers lê.

## Ouma
Ek hou daarvan om saam met Ouma te loop
Haar treë is kort soos myne
Sy sê nie: " Loop vinniger " nie en
Sy vat altyd haar tyd.

Ek hou daarvan om saam met Ouma te loop
Haar oë sien soos myne;
die klein klippies op die pad, 'n mooi wolk
of dou druppels op die blare raak.

Die meeste mense loop vinnig;
Hulle stop glad nie om te kyk
Ek is so bly die Here het my Ouma gemaak:
stadig en jonk soos ek!



### Vlekkie gaan mark toe

Ek's Vlekkie 'n vrolike kolliehond wat maats met almal maak
Ek dwaal sommer oral rond en laat almal aan my raak
Daar's oral stalletjies waartussen ek kan dwaal
En dis sommer naby my huis niemand hoef my te kom haal
Ja dis Saterdag en markdag en daar's mense en musiek
En daar's lekkerlag en hope pret ook sonder briek
Daar's springkastele met kinders wat daarop dans en bons
En stalletjietjies met koeldrank en heerlike konfyt met skons
Elke nou en dan val daar iets of iemand voer vir my
Markdag is die een dag waarop ek baie lekkernye kry
Dan is my magie trommeldik en ek gooi myself net neer
En slaap 'n lekker hondeslaap wat niemand of niks kan keer
© Yolanda Mills

### TWINKLE TWINKLE LITTE STAR
Twinkle, twinkle little star.
How I wonder what you are.
up above the world so high,
like a diamond in the sky.
Twinkle, twinkle little star.
How I wonder what you are.

### HEY DIDDLE DIDDLE
Hey diddle, diddle,
the cat and the fiddle.
The cow jumped
over the moon!
The little dog laughed
to see such fun.
And the dish ran away
with the spoon!

### ONCE I CAUGHT A FISH
One, two, three, four, five...
... once I caught a fish alive.
Six, seven, eight, nine, ten...
...then I let it go again.
Why did you let it go?
Because it bit my finger so.
Which finger did it bite?
This little finger on the right.

### I'M A LITTLE TEAPOT
I'm a little teapot,
short and stout,
here is my handle,
here is my spout,
when I get all steamed up,
hear me shout,
tip me over and pour me out!

### SAAI DIE WAATLEMOEN
Saai die waatlemoen,
saai die waatlemoen,
saai die waatlemoen,
saai die waatlemoen!
My mamma roei in die
skuitjie, my pappa blaas n
fluitjie,
my boetie draai
die orreltjie,
saai die waatlemoen!

### HOP HOP PERDJIE
Hop, hop, hop!
Hop my perdjie, hop!
Oor die klippe, oor die
slote,
trap versigtig met jou
pote!
Altyd op galop!
Hop my perdjie, hop!

### WIELIE WALIE
Wielie, wielie, walie
die aap sit
op die balie,
tjoef-tjaf val hy af!
Wilie, wielie, walie.

### EENDJIE EENDJIE
Eendjies eendjies
staan in 'n ry
1-2-3-4 stap hul verby
links regs links regs
kyk hoe mak
reguit dam toe
kwaak kwaak kwaak

**Tien klein paddatjies**
Tien klein paddatjies kom sit in 'n kring,
bring julle boekies en laat ons sing.
Maak julle bekkies wawyd oop
en sing vir my so soet soos stroop.
Kwak-kwak-kwak,
Kwek-kwek-kwek,
Tien klein paddatjies maak my gek!



**Trein ry**
Sakke, pakke,
sout en peper;
gee my stoom
dan loop ek beter!





**Swart skaap**
Swart skaap, swart skaap,
het jy baie wol?
Ja baas, ja baas,
drie sakke vol.
Een vir die nooi,
en een vir die baas,
en een vir die seuntjie wat
so baie kan raas.

**OOM OLIFANT**
Oom olifant,jou reuse dier
Die mense lag vir hul plesier,
Want waar het jy al ooit gehoor
Van n`stertjie van agter en n`
stert van voor?



# Moet nooit 'n muishond se chemiese wapen onderskat nie

In die vroeë 1990's, word ek vroeg een oggend wakkergeklop deur een van my veewagters. Hy hou versigtig sy toegevoude boshoed na my uit. Toe ek die boshoed oopmaak was daar 'n baba muishondjie binne in. So het ons avonture met Loopy begin. Sy was te dierbaar. Sy het as een van die gesin grootgeword. 'n Vriendelike, spelerige ou dingetjie. Die Boerboel, Bruno, en die Worshond, Chappies, was haar grootste maats.
Alhoewel baie mense my gewaarsku het oor die muishond se bekendste wapen, het ek oudergewoonte my gat aan hulle afgevee. Loopy het nooit van haar chemiese arsenaal gebruik gemaak nie. Trouens, ek het gedink dat sy al vergeet het dat sy oor so iets beskik het. 'n Goeie vriend van my ,Dirk het een Saterdagmiddag kom kuier. Dirk se grootste liefde was Red Heart Rum, gevolg deur vuurwapens.(Ken iemand die Dirk, klink of hy in Charlie Kompanie was). Hy het `n ou haelgeweer, van die tipe wat nog hane gehad het, saamgebring. Ons het op die geelhoutriempiesbank op die stoep gesit. Loopy het oudergewoonte op haar kussing bo op die bank rustig gelê en slaap. Dirk wou die haelgeweer uittoets met AAA patrone. Ek het hom gekeer en vir hom 2 haelpatrone gegee waarvan die haelkorrels verwyder was. Hy het die geweer gelaai, die hane teruggetrek en die sneller gedruk. Absoluut niks het gebeur nie. Hy het dit drie of vier keer gedoen en die geweer wou nog steeds nie afgaan nie. Ek het toe die huis ingegaan om vir ons vloeibare verversings te kry. Terwyl ek weg was het Dirk weer die haelgeweer gelaai, die keer met die bokhaelpatrone. Ons het rustig gesels toe Dirk weer die haelgeweer optel, na die sinkdak mik en die snellers druk. Die resutaat . . . . TOTALE CHAOS !!!!! Die feit dat hy die sinkdak moer toe geskiet het was die minste van ons probleme. Dinge het toe teen ligspoed gebeur. Loopy het met 'n weersinswekkende kreet opgestyg, soos n tol in die rondte gespin en haar chemiese wapen in die oortreffende trap in werking gestel. Mense, dit was verskriklik. Toe die eerste sarsie my tref, het ek onwillekeurig oor die stoepmuur geduik en die grond snoet eerste getref. Bruno, die Boerboel het opgespring en tjankend teen die stoepmuur vasgehardloop. Hy het terselftertyd 'n reuse aanval van "gippo-guts" gekry. Chappies, die worshond, het 'n perfekte pirouette uitgevoer, gevolg deur 'n agteroor "somersault" wat hom 'n goue medalje op enige Olimpiese spele sou laat wen het. Dirk het geskok opgespring, gegly op Brno se stront, en die sementvloer met n dowwe slag getref. Hy het toe blitsvinnig die trappe afgeseil. Dirk,ek en die twee honde het in 'n toestand van totale, absolute skok op die grasperk gehergroepeer. Mense, die persoon wat daardie stank op papier kan bewoord is nog nie gebore nie. Dit was onbeskryfbaar. Dit het geruik asof elke sweetgaatjie wat jy het in 'n dooie rot verander het. Ons het bewend van skok en ongeloof op die grasperk gestaan. Trane van verontwaardiging en selfbejammering het oor ons wange gerol. Die honde het so gebewe en geruk dat ek enige oomblik verwag het dat hul gaan beswyk. Hulle was te bang om genoeg asem te skep om te tjank. My vrou het die deur oopgeruk en dadelik weer toegeslaan. Sy het twee oorpakke en 'n blok seep deur die ruit in ons rigting geslinger en ons duidelik in kennis gestel dat ons nie die huis sou betree alvorens ons die stank afgewas het nie. Op daardie stadium het Loopy, met haar kenmerkend oulike draffie, die trappe afgekom om te kom kyk waaroor die bohaai gaan. Die honde het vreesbevange en tjankend, stert tussen die bene, koers gekies skaapkraal toe. Dit was die eerste keer in my lewe dat ek gesien het dat 'n Boerboel net so vinnig, indien nie vinniger, as 'n Windhond kon beweeg. Ek en Dirk het met 'n spoed die Akkerboom bestyg. Loopy het gelukkig omgedraai en haar middagslapie op die bank gaan hervat. Ons het toe, redelik haastig , na die sinkdam toe beweeg om die stank af te was. Dit was winter in Standerton. Die water was net-net bo vriesspunt. Dit het ons geensins gepla nie. Ons het ingeduik en dadelik begin was. Dit het nie baie gehelp nie. Ek dink dat 'n rioolplaas soos "Old Spice" deodorant in vergelyking met ons sou geruik het. Die honde, wat redelik skrikkerig was vir water, het instinktief besef dat indien hulle wou oorleef, ook sou moes bad. Hulle het toe ook in die dam ingespring. Nadat ons gewas en aangetrek het, wou ons die huis binnegaan. Die Riller, met wie ek op daardie stadium getroud was, het volstrek geweier. James, wat in die tuin gewerk het, het die klerasie wat ons ten tyde van die aanval aangehad het, op 'n hoop gehark, met diesel deurweek en aan die brand gesteek. Ons het toe maar besluit om in die skeerskuur te gaan slaap. Gewapen met n sak stronke, 'n swanniebraaier, pak wors en 'n bottel mampoer, het ons onsself maar tuisgemaak in die stoor. Dit was 'n droewige en onvergeetlike nag. As die koue ons nie wakkergehou het nie, was dit die stank of die honde se nagmerrie oor die dag se gebeure. Ons het vroeg die volgende oggend weer in die sinkdam gespring. Hierde keer het dit darem gehelp. Loopy het, Goddank, tot haar afsterwe, nooit weer haar chemiese wapentuig benut nie. Ek, Dirk en die honde het haar tot haar einde toe, met n nuwe respek, gekoppel met n doodse vrees, bejeen . . . .






# Smul lekker hoekie

## SPEK EN MIELIE PLAATKOEKIES

8 snye spek, sny in stukke
⅓ koppie fyngekapte uie
1 k meel
2 e gekapte vars grasuie
1 t bakpoeier
½ t sout
⅛ t rooipeper
⅔ k melk
1 groot eier, geklits
1 el olie
1 k pit mielies
½ koppie cheddar kaas
Warm stroop of heuning vir oor gooi

METODE:
In 'n medium pan, braai die spek stukkies totdat hulle begin om te bruin

Voeg die ui in en braai tot spek bros is en die ui sag is

Skep 'n volle eetlepel van die spek mengsel vir bolaag uit en hou eenkant

Meng die meel, grasuie, bakpoeier, sout en peper in 'n bak

Roer die melk, eier en olie in roer die spek mengsel, mielies en kaas in

Die mengsel sal dik wees, as jy wil, die plaat koekies moet dunner wees as die foto voorbeeld

Voeg 'n bietjie meer melk by om te verdun
Smeer jou pan met olie en verhit skep lepels vol en bak tot gaar

So ongeveer 3-4 min afhangende van hoe dik jou plaatkoekie is
Stapel 5 plaatkoekies op mekaar , sprinkel die spek en ui mengsel oor en van die warm stroop



## Bacon en kaas wiele

2 snye brood
Vyf of ses repies spek
1t sweetchilliesous
4 smal repies kaas

Sny broodkorsies af en rolplat met n roller en smeer dun met sweetchillie sous en sny op in 20mm strokies

Plaas n repie spek lankuit en plaas die strokie brood bo op die bacon plaas dan n lang repie kaas bo op en rol die bacon brood en kaas op doen so met die ander repies ook en steek op n sosatiestokkie

Plaas dit dan op foelie in n ooppan en grill vir vyf min en draai dan om vir nog vyf minute



## UIE SLAAI

Lekker saam braaivleis
Skil 2.5 kg uie en sny in ringe. Maak los van mekaar. Gooi kook water op en laat kook tot amper sag. Dreineer en hou ringe eenkant
Meng die volgende baie goed saam
1kg wit suiker
50 g mielieblom
30 ml mostertpoeier
7 ml sout
Gooi 750ml asyn stadig by die mengsel.
Meng baie goed.
Voeg nou jou uie by en bring als stadig tot kookpunt. Kook vir ongeveer 5min.
Bottel warm.
Jy kan meer mostert bygooi as jy van brand kos hou slaai



## CRUMBED MUSHROOMS

**MENG:**
**1 koppie meel met**
**1 koppie bruinbrood krummels en**
**1 teelepel sout**
**1 teelepel pietersielie**
**4 eiers geklits**

**METODE:**
**Vat knopie mushrooms, dompel in geklitsde eiers, haal uit en rol mushrooms in broodkrummel mengsel.**
**Braai paar minute in baie warm olie.**
**Geniet met tartar sousie**




## KARAMELBOLLETJIES

1 kg winkeldeeg
1 ½ kop muscovado bruinsuiker (klam bruinsuiker)
500 ml room
20 ml fyn kaneel
60 ml botter



**Metode:**
Voorverhit die oond tot 180°C.
Verdeel die deeg in 18 bolletjies, smeer jou hande met gesmelte botter, maak 'n deegbolletjie en rol elkeen in die bruinsuiker.
Verdeel nou die oorblywende suiker en plaas die helfte onderin die bak wat u gaan gebruik.
Pak die deegbolletjies nou bo-op die lagie suiker, gooi die room eweredig oor die deegbolletjies, en rond dit af met die fyn kaneel en die res van die bruinsuiker en stip aan met stukkies botter.
Bak die bolletjies in die voorverhitte oond vir 45 minute (met die deksel op) of tot mooi uitgerys en ligbruin. Verwyder nou die deksel en bak vir nog 'n paar minute (± 10 min)…. tot bruin bo-op.
Sit warm voor, skep van die karamelsous bo-oor die bolletjies

# Advertensies

Suid Afrika 

## FM Shop Galore

Betsie Thomson Olivier

DAMES EN MANS KLERE.

076 080 5584 Cell & WhatsApp

Webtuiste: www.fmshopgalore.gq

fm SHOP GALORE

## Universal Solutions Lab

USL

Universal Solutions Lab
WWW.USL.WEBSITE

HOSTING: R110 (FREE SSL ONBEPERK)
INTERNET RADIOS: R450
WEBSITES MET LIVE BLOG R2,500
SERVERS VAN AF R1,250
LOGOS | SOCIAL MEDIA | EN MEER

VIR MEER INLIGTING BESOEK WWW.USL.WEBSITE




## Henties Bay Recycling & Garden services CC

Was van banke en stoele
Was van matte
Was van voertuigsitplekke
Was van matrasse

Kontak:
Antonie - 081 705 4631 / Alet - 081 705 4632
E Pos: hbrecgarden@gmail.com
Webblad: www.hbrecgarden.com
FB: Henties Bay Recycling & Garden services

## Heerlike Selfgemaakte Meatpies beskikbaar.

Rou en gevries teen N$12 elk.
Lewer af in Hentiesbaai, Swakopmund en Walvisbaai.
0812824455

## Henties Bay Recycling & Garden services CC

Reg nr: CC/2017/09769

Tuine
Snoei van bome
Verwyder van Tuinvullis & Bourommel
Was van matte, matrasse, banke & voertuigsitplekke
Antonie - 081 705 4631 Alet - 081 705 4632
E Pos: hbrecgarden@gmail.com

Was van vensters
Aflewerings/Trekke in Henties
Klein Nutsman werke

## 2019 Angola Self Driving Tours with Martin le Roux

Packages: 10 Days. 18 days or a full 28 days that will take you up to the Congo River

Who: Families up to the club 80s, the fisherman, the photographer, and The Rough campers.

When : Between March and December.

Interested? Contact Martin le Roux at +264 811272321 / mleroux@iway,na

# Fm Stereo Program Rooster



| SA Tye | Maandag | Dinsdag | Woensdag | Donderdag | dag |
|---|---|---|---|---|---|
| 07h00 | | | | | |
| 08h00 | | | | | |
| 09h00 | | | | | |
| 10h30 | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer |
| 10h00 | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer |
| 11h00 | David/Yolanda - ONS APTEEK | Cathy Digters en Skrywers | Digters/Skrywers-Yolanda | Cathy - Gesondheid | Cathy |
| | David/Yolanda - ONS APTEEK | Cathy Digters en Skrywers | Digters/Skrywers-Yolanda | Cathy - Gesondheid | Cathy |
| 12h00 | David/Yolanda - ONS APTEEK | Cathy Digters en Skrywers | Digters/Skrywers-Yolanda | Cathy - Gesondheid | Cathy |
| 13h00 | | Betsie-Bak en Brou | | Betsie -Kampklanke | Jaco Joubert |
| 14h00 | | Betsie-Bak en Brou | | Betsie -Kampklanke | Jaco Joubert |
| 14h30 | | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | Jaco Joubert |
| 15h00 | | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | Cathy - Storie tyd | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | Jaco Joubert |
| 15h00 | | | | | Gerhard v/d Poel |
| 16h00 | | | | | Gerhard v/d Poel |
| 17h00 | | | | | Gerhard v/d Poel |
| 17h00 | | | | Pottie - Musiek klanke | |
| | | | | Pottie - Musiek klanke | |
| 18h00 | | | | Pottie - Musiek klanke | Jaco Joubert |
| 19h00 | | | Phillip van Dalen | Pottie - Musiek klanke | Jaco Joubert |
| 20h00 | Yolanda Mills - Potpourie | Betsie of Pottie - Annibrand | Phillip van Dalen | Jancke - Tempo | DJ Uiltjie-Musiekmandjie |
| 21h00 | Yolanda Mills - Potpourie | Betsie of Pottie - Annibrand | Phillip van Dalen | Jancke - Tempo | DJ Uiltjie-Musiekmandjie |
| 22h00 | Yolanda Mills - Potpourie | Betsie of Pottie - Annibrand | Phillip van Dalen | Jancke - Tempo | DJ Uiltjie-Musiekmandjie |

## Naweek Rooster

| | | |
|---|---|---|
| 07h00 | | |
| 08h00 | | |
| 09h00 | | |
| 10h00 | | |
| 11h00 | | |
| 12h00 | | |
| 13h00 | | |
| 14h00 | | James O'Ehley - Amazing Graze |
| 15h00 | | James O'Ehley - Amazing Graze |
| 16h00 | | James O'Ehley - Amazing Graze |
| 17h00 | | |
| 18h00 | Gerhard vd Poel | Pottie Gospel aand |
| 19h00 | Gerhard vd Poel | Pottie Gospel aand |
| 20h00 | Gerhard vd Poel | Pottie Gospel aand |
| 20h00 | Pottie - Gooi mielies | Yolanda Mills - Potpourie |
| 21h00 | Pottie - Gooi mielies | Yolanda Mills - Potpourie |
| 22h00 | Pottie - Gooi mielies | Yolanda Mills - Potpourie |



**SMS LYN: 33903: R1-50 per sms [gratis sms geld nie]**
**Gebruik vooraan elke sms eers altyd fms en dan boodskap en stuur.**



## GESELS BLAD [KLETS]:

**https://www.facebook.com/groups/fmstereo/**

**STUUR VERSOEKE/ VERJAARSDAG BOODSKAPPE/NUUS AAN ONS -info@fmstereo.co.za of na ons APP – Anroid: https://play.google.com/store/apps/details…**
**Op play store soek:- Tik in: HolyCloud FMStereo en App sal oopmaak en installeer**
**WEBTUISTE: www.fmstereo.co.za - Radio speel ook dadelik**

## VLC

**http://192.99.139.20:9984/listen.pls**
**http://radiostart.party:9984/listen.pls**

## TuneIn:

**http://tunein.com/radio/FM-Stereo-s289312/**



## ONLY BlackBerry:

**http://192.99.139.20:9984/;listen.mp3**
**or http://radiostart.party:9984/;listen.mp3**

Things money can't buy:

1. Manners
2. Morals
3. Respect
4. Character
5. Common sense
6. Trust
7. Patience
8. Class
9. Integrity
10. Love

## Spreuke15: 17

**Liewer 'n porsie groente waar liefde by is, as 'n vetgevoerde bees en haat daarby**



Neeee!! Dis die laaste blad!!

Groetnis tot die volgende uitgawe



Saamgestel deur Dj Uiltjie